SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 07 JULIE 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar sowel as per Echolink vanaf ZS6FCS. Echolinkgebruikers word uitgenooi om die bulletin op hul plaaslike herhalers te herlei.

Rapporte, kommentaar of voorstelle oor die Echolinkdiens sal waardeer word en kan per e-pos gestuur word aan zs6fcs@telkomsa.net.

STIL SLEUTEL

Mauritz Olivier, ZS6MR, is op 9 Junie op 63jarige ouderdom in Tzaneen agv. kanker oorlede. Mauritz het 'n vol lewe as elektrisiën, vlieënier, seiljagbemanningslid, boer, faktotum, moterfietsryer, hoof van die Letaba opleidingsentrum en radioamateur gehad. Hy het 'n aantal jare gelede ernstige beserings in 'n ongeluk met 'n mikroligte vliegtuig opgedoen. Aan sy eggenote, ander familie en vriende, ons innige meegevoel.

(POUSE)

In die nuus vandag:

AMATEURRADIO IN RSA 100 JAAR OUD

AMSATCON2004 - REGISTREER NOU

OSCAR ECHO SUKSESVOL GELANSEER

RADIOTEGNOLOGIE IN AKSIE KRY MOMENTUM

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems. Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

AMATEURRADIO IN RSA 100 JAAR OUD

(Ingestuur deur Mike Bosch ZS2FM)

Op 12 Desember 1901 het Marconi die Atlantiese Oseaan deur middel van langgolf oorbrug deur die letter 'S' vanaf Poldhu in Cornwall na St. Johns in Newfoundland te stuur. Dit was wêreldwyd op die voorblaaie van koerante. Dit het veroorsaak dat elektriese geesdriftiges wêreldwyd met vonkuitsendings begin eksperimenteer het.

In 1904 was 'n klein groep; J.S. Streeter A1A, W.E. Dixon Bennett, A3V, en verskeie ander die pioniers van amateurradio in die Unie van Suid-Afrika.

'n Vonksender kon nie sommer van die rak af gekoop word nie, dit moes self gebou word. Die meeste proefnemers het begin met 'n Fordmoter se ontstekingsklos en 'n groot sambreelantenna om afstande van tot 160 km op 'n golflengte van 600 meter te werk. Die ontvanger het bestaan uit 'n variometerinstemkring, 'n detektor soos die Branley koherer en 'n stel hoë impedansie oorfone. Die onsensitiewe koherer, 'n glasbuis gevul met ystervylsels, is later vervang met die meer sensitiewe galenakristal met katsnorbaardtipe detektor.

Omdat daar so min amateurs was, was dit soms moeilik om iemand naby binne bereik te kry om te kontak. Morsekodeseine van die amptelike stasies geleë op die Bluff naby die vuurtoring in Durban, en die Duitse en Portugeuse stasies op Swakopmund en Delagoabaai onderskeidelik, asook die toevallige skeepstasies was omtrent al wat amateurs buite hulle eie dorpe gehoor het.

Daar was geen gedwonge beperkings op krag of golflengte nie, maar 'n lisensie vanaf die Posmeester-General was benodig om enige radiotoerusting, hetsy 'n sender of ontvanger te bedien.

Alle amateurradiowerking is met die uitbreek van die eerste wêreldoorlog gestaak. Teen daardie tyd was daar ongeveer 20 radioamateurs in die hele Suid-Afrika, dit was ook die einde van die vonkuitsendingsera.

AMSATCON2004 - REGISTREER NOU

Besonderhede vir registrasie vir AMSATCON2004 is nou beskikbaar op die webtuiste van SA AMSAT. Die konferensie sal op 24 Julie 2004 by die universiteit van KwaZulu-Natal in Durban gehou word. Die konferensie bied 'n verskeidenheid van lesings wat wissel van satellietbedryf vir nuwelinge , AMA-kommunikasie, geskiedenis van salellietkommunikasie en KLK en hoe dit satellietfrekwensies kan beïnvloed. Registrasiefooie is R50 vir lede van SA AMSAT en die SARL en R100 vir nie-lede indien registrasie voor 20 Julie gedoen word. Daarna verhoog die fooie na R75 en R150 respektiewelik. Studente kan tot 20 Julie registreer teen slegs R35. Besoek www.amsatsa.org vir besonderhede en registrasievorms of stuur e-pos aan saamsat@intekom.co.za.

OSCAR ECHO SUKSESVOL GELANSEER

OSCAR Echo is die afgelope week suksesvol gelanseer en ondergaan tans toetse voordat dit vir algemene gebruik beskikbaar gestel sal word. OSCAR Echo was die onderwerp van bespreking op INTEGNET wat verlede Sondag gesamentlik

deur die SARL en SA AMSAT aangebied is. Die SARL wens AMSAT Noord-Amerika geluk met hulle prestasie.

Later nuus wat deur AMSAT NA vrygestel is is dat gedurende die laaste verbyvlug op 30 Junie die senderkrag na 3,1 W opgestoot is ten einde 'n goeie afwaartse koppeling te verseker terwyl voortgegaan is om sagteware te laai. Ongelukkig kon die krag nie verminder word voordat die verbyvlug verby was nie. Die BCR het soos verwag gereageer en uiteindelik die sender afgeskakel. Die sender is vir die res van die nag afgeskakel gelaat ten einde geleentheid te bied vir die batterye om ten volle te herlaai. Gedurende die oggendverbyvlugte oor die ooskus van die VSA is die sender weer aangeskakel ten einde telemetrie te versamel en die situasie te evalueer.

En nou nog nuus uit die ARRL se nuusbrief: Jim White, WD0E, van die AO-Echoprojekspan rapporteer dat aanvanklike analise van Echo se telemetrie daarop dui dat alles in orde is.

Aardstasies moet nie probeer om op die satelliet se ontvangsfrekwensie uit te saai nie totdat kontrole en indiensstelling voltooi is nie en AO-Echo vir algemene gebruik vrygestel is nie. White sê dat dit nog minstens 'n week sal duur. AMSAT sal aankondig wanneer die satelliet beskikbaar kom.

'n Telemetriedekoderingsprogram, TLMEcho, is beskikbaar vir diegene wat na Echo se data wil kyk dit rapporteer. Dit kan van die bladsy “Echo Satellite User Software and Documentation” afgelaai word. Die telemetrieluisterfrekwensie is 435,150 MHz. AMSAT NA versoek dat enigeen wat 'n opname maak van Echotelemetrie die CSV-lêers aan Mike Kingery, KE4AZN, sal stuur. Mike se e-posadres is ke4azn@amsat.org. 'n Telemetriedatabasis is opgestel en sal oor die volgende aantal dae getoets word. Na voltooiing van die toetse sal die satelliet beskikbaar gestel word vir die direkte oplaai van telemetrielêers en alle data na te gaan.

AO-Echo se sonsinchroonbaan is so 800 km bokant die aarde. Die 25 cm vierkant mikrosat, toegerus met 'n 7 W sender, sal spraakkommunikasie met FM handdraagstelle moontlik maak. Echo sal V/U, L/S, en HF/U bedryfskonfigurasies bied met V/S, L/U en HF/S ook moontlik. FM-spraak en verskeie digitale modusse, insluitende PSK31 op 'n 10 m ESB opkoppeling sal ook beskikbaar wees.

RADIOTEGNOLOGIE IN AKSIE KRY MOMENTUM

Die SARL se inisiatief om belangstelling in amateurradio beide in ons eie gemeenskap sowel as die algemene publiek te stimuleer en te bevorder is besig om in momentum toe te neem. RTA, of Radiotegnologie in Aksie, is 'n omvattende program wat met die amateurfees op 21 Augustus sal begin. 'n Aantal interessante lesings sal aangebied word en dit word beplan om die tegnologiestroom lewendig op kortgolf uit te saai tot voordeel van lede en radioamateurs wat nie vir die gebeurtenis na Gauteng kan reis nie.

Daar sal 'n nominale toegangsfooi vir die gebeurtenis gehef word wat elke

kaartjiehouer sal kwalifiseer om deel te neem aan 'n trekking met baie geleenthede om aantreklike pryse te wen. Teken die datum nou aan en beplan u skedule om op Saterdag 21 Augustus by die Nasionale Amateurradiosentrum teenwoordig te wees. Dit is die dag vir die Radioamateur.

COALFIELDS RADIOKLUB AJV

Die AJV van die Coalfields Radioklub is op 26 Junie gehou. Verdiendtelikheidsertifikate is oorhandig aan Piet Jacobs, ZR6AUR, vir bulletinherleidings en aan John Jack, ZS6JBJ, vir Morse-opleiding. Die volgende lede is tot die komitee verkies: Voorsitter: Clive Bean, ZS6AVP; Visevoorsitter en Sekretaris/Tesourier: Peter Baker, ZS6AEU; Komiteelede: John Jack, ZS6JBJ; Piet Jacobs, ZR6AUR; John Ensor, ZS6APE.

Baie dankie aan die uittredende komiteelede en mag die nuwe komitee 'n bais suksesvolle jaar beleef.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Kobus, ZS6KOB, rapporteer dat voortplantingstoestande nou besig om 'n laagtepunt te bereik - 'n mens wonder of siklus 23 nie dalk baie gouer sy minimum gaan bereik as wat aanvanklik voorspel is nie (2007). Toestande was oor die afgelope week baie swak met min geleenthede om DX te doen. Die sonvlekgetal het Vrydag tot 'n nuwe rekordlaagtepunt van 26,6 gedaal - teenoor die 62,3 van verlede week. Dit het sedert 18 Junie sterk gedaal met geen stygings nie. Daar was ook geen noemenswaardige koronaopeninge op die son nie en dit word ook nie vir die komende week voorspel nie. Ons is ook boonop in die middel van die winter wat beteken dat bande reeds laatmiddag toemaak. Moenie moed verloor nie- die wiel sal wel draai.

DAGBOEK VAN GEBEURE EN HERINNERINGS

Kontak Koos, ZS6JPY, met e-pos na kobus@pentamaxsa.co.za ivm. die Afd. 6 bandbeplanningsvergadering op 16 Julie; 24 Julie: AMSATCON2004, Durban; 7 Augustus: Magalies Radioamateurklub begin met RAE-kursus; 21 Augustus: Radiotegnologie-in-Aksie en vlooimark by die NARS; 2 Oktober: Vlooimark by die Oos-Rand Radioklub; Betaal SARL-lidmaatskapgeld; Maak 'n bydrae tot die fonds van die Suid-Afrikaanse Amateur Ontwikkelingstrust vir die SARL se IARU-lidmaatskap; Stuur artikels vir Radio ZS aan radiozs@sarl.org.za; Gesiggestremde amateurs kontak Dave, ZS1LDH, by 021-761-8386 of e-pos Dave, per adres die Kaapstad Amateurradiosentrum, na zs1ct@qsl.net indien u Radio ZS op band wil ontvang. Stuur SARL-geskiedenis per e-pos na zs6p@iafrica.com.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur George, ZS6NE,, en gelees deur …….. vanuit …………… as ’n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u ’n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX